SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 13 JANUARIE 2002

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met die weeklikse nuusbulletin.

Die bulletin is ook op die webblad van die SARL beskikbaar by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde.

STIL SLEUTEL

Dit is met leedwese dat die heengaan van Willie Opperman, voorheen ZR6ARF, en vir die laaste twee maande ZS6WO, op Woensdag 9 Januarie aangekondig word. Willie was 45 jaar oud en het gesterf agv 'n aneurisme van 'n bloedvat in die brein. Willie was bekend vir sy aktiwiteite op 6 m. Willie was 'n lid van die Centurion Radioamateurklub.

Ons innige meegevoel aan sy eggenote, kinders en ander familie.

POUSE.

Hier volg die hooftrekke van vandag se nuus:

NOMINASIES INGESTUUR TE WORD VIR SARL EN TINUS LANGE 7066 TOEKENNINGS

LISENSIEAANMANINGS VANAF OKOSA

NUWE ROEPSEINBOEK

NUWE AMATEURRADIOANTENNA OP IRS

PITCAIRN EILANDE AMATEURRADIOVERENIGING TOT DIE IARU TOEGELAAT

VOORTPLANTING

KLUBNUUS

U luister na ZS6SRL, die nuus volg in besonderhede.

NOMINASIES INGESTUUR TE WORD VIR SARL EN TINUS LANGE 7066 TOEKENNINGS

Hierdie is 'n herinnering dat nominasies ingestuur moet word vir die nege SARL toekennings sowel as die twee Tinus Lange Tegniese Prestasietoekennings.

Die sluitingsdatum vir die indien van nominasies vir die SARL- toekennings is 20 Februarie 2002. Nominasies moet geadresseer word aan Die Sekretaris, SARL Jaarlikse Toekennings, Posbus 1721, STRUBENSVALLEI, 1735.

Die sluitingsdatum vir die indien van nominasies vir die Tinus Lange-toekennings is 31 Januarie 2002. Hierdie inskrywings moet geadresseer word aan: SARL Tinus Lange Toekenning, Posbus 1721, Strubensvallei, 1735.

Vir die volledige vereistes besoek die SARL se webblad by www.sarl.org.za, of kyk na vorige bulletins of versoek sarlnews@hotmail.com om dit aan u te stuur.

LISENSIEAANMANINGS VANAF OKOSA

Baie navrae is al by hoofkantoor ontvang ivm. lisensieaanmanings van OKOSA en volgens 'n woordvoerder het hulle pro